SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 6 Februarie 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

STIL SLEUTELS

Wolkberg amateurradioklub het ons meegedeel dat Graham Dearman, Z%6GAD, wat ongeveer 'n jaar gelede sy lisensie verkry het, op 31 Januarie oorlede is. Hy was oorspronklik van Engeland en het jare by die Kariba kragsentrale gewerk en daarna 17 jaar by die kopermyn in Phalaborwa waar hy 2 jaar gelede afgetree het en was byna reg vir die 12 wpm. toets vir sy ZS-lisensie. innige meegevoel aan sy eggenote diane en seun, ander familie en vriende.

Dit is met leedwese dat die Highway amateurradioklub aankondig dat Harold Sink, ZS5KA, in die ouderdaom van 93 jaar op Woensadg 26 Januarie oorlede is. Harold was vir meer as 70 jaar gelisensieër, ,n lid van die SARL en die Highway amateurradiotak en -klub. Hy was baie aktief op HF en het lewenslange vriendskappe met Japanese en Australiese amateurs opgebou en was bevoorreg om baie van hulle persoonlik te ontmoet. Toe hy die gebruik van sy 6-element rigstraler bo-op die hoogste windpomptoring in die sentrale stad moes prysgee, het hy innoverende planne gemaak om op HF aktief te bly maar hy kon toe deur middel van die Highway klub se herhalers en die IRLP-nodus wat deur Brad Phillips, ZS5BP, verskaf is sy skedules met Aussieland in stand hou. Hy het op 86-jarige ouderdom rekenaars begin gebruik en daardeur deelgeneem aan die aktiwiteite van die Ooskus Vlugsimuleringsklub. Innige meegevoel aan sy eggenote Bea, dogter Jenny, seuns Ken en Howard, kleinkinders Sheldon, Kerry en Catriona, ander familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

ZR're VERKRY HF-VOORREGTE MET VERANDERINGE AAN DIE BEELD VAN AMATEURRADIO

PERSVERKLARING DEUR CITY POWER VEROORSAAK KLK-ONGELUKKIGHEID

BESPREEK NOU VIR DIE VOLGENDE RTA-LESING

SARL HF-VELDDAG

PLAASLIKE DXCC-LYS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. In Afrikaans sowel as Engels.

ZR're VERKRY HF-VOORREGTE MET VERANDERINGE AAN DIE BEELD VAN AMATEURRADIO

ZR're verkry nuwe voorregte soos die beeld van amateurradio in Suid-Afrika verander met die publikasie van die wysigings aan die radioregulasies verlede Vrydagmiddag in Staatskoerant No. 27 258 en wat in PDF-formaat op die SARL se webwerf www.sarl.org.za beskikbaar is.

"Die publikasie van die wysigings aan die radioregulasies is die voleinding van baie jare se harde werk en toewyding deur die Raad van die SARL" het Graham Hartlett, President van die SARL gesê. Pratende uit sy hospitaalbed het hy gesê dat dit 'n nuwe era vir amateurradio inlui wat dit vir die jonger geslag meer toeganklik maak maar steeds die standaard behou waarvoor die diens bekend is.

Vanaf Vrydag is ZR're tot HF-bande toegang verleen teen 'n insetkrag van 20 dBW, wat ekwivalent is aan 100 W. ZR're het nou toegang tot die volle 160, 80, en 40 meterbande sowel as die volgende gedeeltes van die ander HF-bande: 20 m:- 14 070 tot 14 099 kHz en 14 225 tot 14 250 kHz, 15 m:-21 070 tot 21 120 en 21 300 tot 21 450 kHz, 10 m:- 28 050 tot 28 150 en 28 300 tot 28 500 kHz.

ZR're kan na 'n volle ZS-lisensie met al sy voorregte opgradeer deur enigeen van die volgende vereistes na te kom:

1. Bevestigde kontakte met 100 verskillende stasies gewerk met enige kombinasie van mudusse en bande. Let daarop dat vereiste beteken dat elke stasie slegs eenkeer getel mag word alhoewel dit op verskeie bande en modusse gekontak mag wees..

2. Die konstruksie van 'n werkende direkomskakelende of superheterodiene radio-ontvanger, of 'n kristalbeheerde send/ontvanger met uitsetkrag van ten minste 1 watt. Die frekwensie en modus moet wees soos goedgekeur vir gebruik deur radioamateurs.

3. Die voltooiing van ten minste 50 uur publieke diens of noodkommunikasie soos sportkomunikasie, noodkommunikasie-oefeninge, rampe en opvoedkundige geleenthede.

4. Die verwerwing van 'n professionele tersiêre kwalifikasie in elektronika or radio. Die kandidaat moet bewys voorlê dat hy enige van die volgende kwalifikasies verwerf het: 'n Nasionaal erkende tersiêre graad, diploma of vakkundige sertifikaat in elektronika of radio wat gewoonweg twee jaar studie vereis om te voltooi; of 'n PMG1 of ekwivalente sertifikaat wat die kandidaat as 'n mariene radio-offisier kwalifiseer.

5. Slaag die Morsekodetoets teen 5 wpm. dmv. stuur met 'n handsleutel en ontvangs per oor.

Besoek die SARL webwerf vir verdere inligting oor die toetse en die voorwaardes gekoppel aan elkeen.

PERSVERKLARING DEUR CITY POWER VEROORSAAK KLK-ONGELUKKIGHEID

Verlede week in 'n aanbieding deur Teddy Naidoo by die Afrika Telekommunikasie Spitsberaad het hy ongelukkigheid veroorsaak toe hy gesê het dat Johannesburg en Pretoria teen die middel van vanjaar goedkoop spraak- en dataoordrag kan aanbied. Tans is almal in ekstasie oor die Minister se aankondiging van September verlede jaar dat telekommunikasie gederuguleer gaan word. 'n Verdere aankondiging is op 1 Februarie verwag en baie opportuniste poog tans om die Minister voor te spring oor wat hy volgende week gaan aankondig. Die belangrikheid van die Afrika Telekommunikasie-Spitsberaad moet egter ook in gedagte gehou word. Van die 90 beskikbare sitplekke was slegs die helfte beset gedurende die openingsdag en teen middag van die tweede dag was slegs 20 afgevaardigdes teenwoordig. Verder het baie sprekers onttrek en die organiseerders moes die program herorganiseer.

Tans is kraglynkommunikasie nie gereguleer nie en dit is onwaarskynlik dat daar 'n gaping sal wees wat dit vir KLK moontlik sal maak om deur die reguleerders se net te glip, selfs met die deregulering van Spraak-oor-die-Internet-Protokol. Daar is steeds steuringsregulasies wat in aanmerking geneem moet word. Stelsels wat in Suid-Afrika getoets word skiet steeds met 30 dB te kort aan die uitsendingstandaarde.

In sy stelling, soos deur Reuters gekwoteer, het Naidoo gesê dat elektrisiteitsfirmas in Johannesburg en Pretoria die diens aanbied en dat ander streke vinnig sal volg wat beteken dat 'n nasionale netwerk uiteindelik aangebied sal word. Intussen sal die elektrisiteitsnetwerke op Telkom moet staatmaak vir langafstandoproepe.

'n Mens wonder op watter planeet Terry Naidoo lewe. In die VSA, waar 'n aantal lisensies reeds toegeken is, bestaan tot datum nog geen suksesvolle permanente installasie nie terwyl baie toetse weens steuringsprobleme gestaak word. Die TelekommunikasieStandaardOutoriteit (ETSI) was nognie in staat om oor 'n unversele uitstralingstandaard ooreen te kom nie. Baie voornemende KLK-toerustingvervaardigers oefen druk uit vir verlaagde standaarde vir KLK terwyl Europese regerings, waarvan vele wat deur die IARU ingelig gehou word, die

pas markeer.

Die SARL hou ontwikkelings noukeurig dop en het 'n dokument opgestel vir bespreking met OKOSA en uiteindelike publikasie. Nadat die Minister haar aankondiging op Dinsdag gemaak het, sal die SARL sy posisie in oënskou neem en enige nodige veranderinge aanbring. Daarna sal President Graham Hartlett OKOSA ontmoet en die SARL se standpunt aan die reguleerder oordra.

BESPREEK NOU VIR DIE VOLGENDE RTA-LESING

Die volgende RadioTegnologie-in-aksie-lesing word op Saterdag 12 Februarie 2005 aangebied met Prof. Justin Jonas as gasspreker. Die lesing is deel van die SARL se RadioTegnologie-in-Aksie-program, wat op nuwe en ontluikende kommunikasie en elektroniese tegnologie fokus.

Die lesing, wat om 10:00 begin, sal by die SARL Nasionale AmateurradioSentrum by Sender Technology Park in Roodepoort gehou word. Besprekings is belangrik en 'n toegangsfooi van R20,00 is by die deur betaalbaar. Die toegangsfooi dek verversings en deelname aan 'n gelukstrekking. Om te bespreek bel die SARL by 011 675 2393 of stuur 'n e-pos aan admin@sarl.org.za. Besoek www.sarl.org.za vir meer inligting.

Die vierkantkilometeropstelling word tans ontwerp en mag in Suid-Afrika opgerig word. Die lesing besktyf die wetenskaplike geleenthede en tegniese uitdagings wat eiesoortig is aan die projek met spesifieke klem op die Suid-Afrikaanse perspektief. Prof. Justin Jonas is Professor in Fisika en Elektronika aan die Rhodes Universiteit en Besturende Direkteur van die Hartebeesthoek Ruimtenavorsingstasie.

SARL HF-VELDDAG

Die eerste been van die SARL HF-Velddag begin om 10:00 UTC op Saterdag 12 Februarie en eindig om 10:00 UTC op Sondag 13 Februarie. Dit is 'n GG- en foonkompetisie met werking op 160, 80, 40 en 20 meter. Elke foon- en GG-segment word beskou as 'n aparte band en stasies mag slegs een keer per band gekontak word.

Die reels vir hierdie kompetisie is beskikbaar op die SARL-webwerf by www.sarl.org.za en is ook met HF Happenings 132 uitgestuur.

PLAASLIKE DXCC-LYS

Chris Burger, ZS6EZ, het so pas sy Band- en Landelys opgedateer en vra almal wat hoë tellings op enige HF-band het en gelys wil word, hom moet kontak. Die lys is beskikbaar by http://zs6ez.za.org/lists/bands/latest.htm Die lys wys die top ses op elke band en word aan die einde van elke maand opdateer. Chris hou ook 'n lys by wat teen die einde van die jaar opdateer word, dit wys die top tien. Hierdie lys is nie onlangs opdateer nie, omdat Chris slegs 'n paar weke gelede inligting ontvang het.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Kobus, ZS6KOD, was vir meer as 'n week uitstedig en in 'n telefoongesprek met hom gister het hy bevestig dat sonvlekaktiwiteit laag is en dat hy nie beter toestande vir die voorsienbare toekoms kan voorspel nie. Dit is ongelukkig, veral vir die ZR're wat uitgesien het na baie DX-kontakte. Moet egter nie pessimisties wees nie aangesien jy nooit weet wanneer 'n onverwagte opening mag voorkom nie. Begin laat namiddag en kyk veral na die ooste, wie weet, die geleentheid mag hom voordoen vir 'n kontak of twee.

DAGBOEK VAN GEBEURE

10 Februarie - Lesingsvoorstelle vir AMSATCON2005 in te dien; 12 Februarie - RTA-lesing by NARS om 10:00; 12 en 13 Februarie - SARL HF Velddag; 31 Maart - Finale lesings vir AMSATCON2005 in te dien; sluitingsdatum vir stadium 1 van die 2005 Konstruksiekompetisie; 08 April - SARL Toekenningsdinee; 09 April - AJV van die SARL; 14 Mei - AMSATCON2005; 31 Mei - sluitingsdatum vir stadium 2 van die 2005 Konstruksiekompetisie;

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en verskeie 2 m herhalers in u omgewing te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur Dennis, ZS4BS, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens aan almal.

/EX